SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 16 JANUARIE 2022

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins uit in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die Nuus Vandag:

DIE SARL WOENSDAG 80 M KLUB KOMPETISIE OP 19 JANUARIE

DIE BO-KAROO ARK SKENK TWEE TROFEË AAN DIE SARL

en

DIE SOMER QRP-KOMPETISIE OP 22 JANUARIE

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

DIE SARL WOENSDAG 80 M KLUB KOMPETISIE OP 19 JANUARIE

Die eerste been van die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie sal vanaf 17:00 tot 18:00 UTC op Woensdag 19 Januarie gehou word met foon-, gelykgolf- en digitale aktiwiteit. Die uitruiling is 'n RS-, RST- of RSQ-verslag, jou vier karakter ruitblok en die naam of afkorting van jou Klub. Die puntetelling het verander; jy sal al die inligting op bladsye 57 en 58 van die 2022 Blou Boek vind. Dien jou MS Excel-logboek teen 21:59 UTC op Maandag 24 Januarie in by contest@sarl.org.za.

DIE SASOLBURG ARK HERHALER

Op 7 Januarie 2022 het die Sasolburg ARK die frekwensie van die Klub-herhaler van 145,600 MHz na 145,6875 MHz verander. Dit is gedoen in samewerking en op voorstel van die SARL se BHF/UHF Bestuurder.

Mikrogolf uitsendings vir internet-dienste met skottels oral in die dorp veroorsaak 'n ossillasie op 145 000 MHz. Dit is oor die hele wêreld gerapporteer en die vervaardigers het nie 'n goeie genoeg filter om dit weg te neem nie. Die gevolg is dat wanneer ons die 145,600 MHz-herhaler wil gebruik, met die inset op 145,000 MHz, die steurende ossillasie dan op die inset plaasvind en is net so sterk soos 'n normale amateur sein in die herhaler in. Die eindresultaat is dat dit meng met die amateur se sein in die herhaler en die luisteraars ontvang 'n sein met steuring vanaf die herhaler.

Terwyl OKOSA aan die Klub 'n 3 maande toetsperiode toegestaan het, vra die Klubkomitee alle radio amateurs wat ook hierdie herhaler frekwensie in ander streke rondom Gauteng gebruik, om verslae van enige moontlike steurings sowel as seinverslae te stuur. Stuur die verslae na zs4srk @ gmail.com. Indien die toetse suksesvol gaan wees en geen klagtes ingedien is nie, sal die Klub kyk na die permanente gebruik van die 145,6875 MHz frekwensie in Sasolburg.

DIE BO-KAROO ARK SKENK TWEE TROFEË AAN DIE SARL

Die Bo-Karoo ARK het twee trofeë aan die SARL geskenk. Die Tjaard vd Walt HOTA Aktiveerder en Jagter Trofeë sal aan die einde van elke jaar toegeken word aan die amateur wat die meeste Erfenis op die Lug terreine regoor die land geaktiveer of gejaag het. Die Klub werk aan die kriteria vir elke trofee, dit sal in Radio ZS sowel as die SARL Toekenningsgids gepubliseer word. Dankie aan Tjaard, ZS3DR en die Bo-Karoo ARK.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga.

DIE 2022 SARL NASIONALE KONVENSIE

Die 2022 SARL Nasionale Konvensie sal virtueel op Saterdag 9 April en Saterdag 23 April 2022 gehou word. Op 9 April, die Amateur Radio Tegnologie In Aksie Simposium en op 23 April, die Algemene Jaarvergadering en die SARL Toekennings en Trofeë.

Die SARL Sekretaris het vyf (5) nominasies ontvang om op die Raad te dien. Elke nominasie is onderteken deur 'n voorsteller en 'n sekondant. Geen mosies vir die AJV is nog ontvang nie. Dit sluit 'n mosie in om die 2023 AJV aan te bied.

Moenie voorstelle vir Toekennings en Trofeë per e-pos of WhatsApp stuur nie. Gebruik die nominasievorm wat op die SARL-webwerf beskikbaar is, vul die besonderhede van die genomineerde in, vul die motivering in, onderteken die vorm as voorsteller en kry die vereiste handtekeninge van die sekondeerders. Dien dan die vorm in by die SARL Sekretaris secretary@sarl.org.za teen 21:59 UTC op Maandag 31 Januarie 2022. Geen laat inskrywings sal aanvaar word nie. Verwys na die SARL Kommunikasie gedateer 12 Januarie 2022.

DIE SOMER QRP-KOMPETISIE OP 22 JANUARIE

Die Wes-Rand ARK herinner almal daaraan dat die Somer QRP-kompetisie van 12:00 tot 13:30 UTC op Saterdag 22 Januarie 2022 op die lug is met gelykgolf en ESB-aktiwiteit met 5 watt of minder uitset krag. Die eerste 45 minute is beperk tot die 40-meter-band en die laaste 45 minute op alle kompetisie-bande. Die uitruil is 'n realistiese RS- of RST-verslag en jou 6-karakter ruitvierkant.

Dit is die ideale kompetisie om 'n veldstasie op te rig en 'n piekniek te hou. Moenie vergeet om 'n foto van jou stasie in aksie saam met jou log te stuur nie. Blaai na bladsy 70 van die 2022 Blou Boek vir al die reëls. Dien jou log in ADIF of Cabrillo in met 'n opsommingsblad of maak gebruik van die MS Excel-log

blad. Die sluitingsdatum is 21:59 UTC nie Donderdag 27 Januarie 2022 nie en moet gestuur word aan info@zs6wr.co.za.

Bedryfs-wenk: Gebruik die Standaard QRP-frekwensies en spring tussen hierdie frekwensies met jou geheue kanale van VFO A en B. 80 m 3 560 GG en 3 710 MHz ESB; 40 m 7 030 GG en 7 090 ESB; 20 m 14 060 GG en 14 285 ESB; 15 m 21 060 GG en 21 285 ESB en 10 m 28 060 MHz GG en 28 360 ESB. Sterkte en hoop om jou oproep op die lug te kopieer!

DIE SANDTON ARK JAKKALSJAG OP 30 JANUARIE

Die volgende Sandton Jakkalsjag-uitdaging vind plaas vanaf 13:00 SAT op Sondag 30 Januarie met die Jakkals op 144,525 MHz en binne 'n radius van 1,5 km van die parkeerarea van die James en Ethel Greypark in Melrose, Johannesburg. Jy kan 'n foto van die jakkals neem en jou sukses aankondig op 145,525 MHz, wat die frekwensie is wat ons sal gebruik vir algemene opdaterings tydens die jag.

Die jakkalsjagte is oop vir almal, so teken nou die datum aan, kry jou toerusting gereed en laat ons lekker saam kuier. Verdere besonderhede kan gevind word op die SARL-forum gebeurtenis-bladsy, of stuur 'n e-pos versoek na info@zs6stn.org.za.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar verskeie sonvlekke met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar. Daar is 'n groot moontlikheid van C-klas sonfakkels. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van 48 vir die week gebruik. Radio amateurs kan goeie DX openinge op die 10 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die dagboek van gebeure vir die volgende paar weke:

19 Januarie – die kus skole open en die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie

22 Januarie – die Somer QRP kompetisie

24 Januarie – die sluitingsdatum vir Klub kompetisie logstate

26 Januarie – die Sandton ARK Tegniese Krag Uur praatjie

27 Januarie – die sluitingsdatum vir QRP logstate

30 Januarie – die Sandton ARK-jakkalsjag

31 Januarie – die sluitingsdatum vir AJV Mosies en nominasies vir Toekenning en om op die Raad te dien

1 Februarie – die Registrasie vir die Mei RAE open

5 Februarie – die SARL BHF/UHF FM Aktiwiteitsdag

6 Februarie – die ADV GG Aktiwiteitsdag

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die eerste been van die SARL Woensdag 80 m Klub kompetisie sal vanaf 17:00 tot 18:00 UTC op Woensdag 19 Januarie gehou word met foon-, CW- en digitale aktiwiteit. Die uitruiling is ’n RS-, RST- of RSQ-verslag, jou vier karakter ruitblok en die naam of afkorting van jou Klub.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Vrydag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur ’n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, geskryf deur Dennis Green, ZS4BS, geproeflees deur Deon Erwin, ZS1ZL en gelees deur ....................................

Van die Nuusspan, beste wense vir die week wat voorlê.